# 3

# Rassebeskouings van liberale blanke Suid-Afrikaners

## Inleiding

Aan die begin van die twintigerjare was die negentiende-eeuse Kaapse liberalisme, wat geleidelike rasse-assimilasie voorgestaan het, uitgedien. In die plek daarvan het 'n nuwe, meer pragmatiese liberale rigting na vore getree wat teen die agtergrond van industrialisasie, agteruitgang van die swart reservate, swart verstedeliking en 'n groeiende radikale swart werkersklas gevorm is. Verskeie vooraanstaande Suid-Afrikaners op verskillende lewensterreine kon as liberale geïdentifiseer word, mense soos J. H. Hofmeyr, Saul Solomon, Howard Pim, Ray Phillips, J. du Plessis, C. T. Loram, Edgar Brookes, J. D. Rheinallt Jones, E. G. Malherbe en Leo Marquard. Eksponente van die liberale rassebeskouing was veral te vinde in onderwysinstellings, asook in die talryke sendingorganisasies in die land en die grootste Engelstalige kerke. In die vroeë dekades van die twintigste eeu het baie Christene die taak van die sending beskou as een wat nie slegs swart onbekeerdes kersten nie, maar ook na swart Christene se opvoeding, gesondheid en maatskaplike welsyn omsien.

Betreklik min liberale was direk met die politiek gemoeid. Enkeles, waaronder C. T. Loram, het in regeringsinstellings soos die Naturellesakekommissie gedien, terwyl daar ook 'n aantal liberaalgesindes in die Departement van Naturellesake werksaam was. D. L. Smit en sy opvolger, Gordon Mears, was prominente figure in dié verband. Ná die bewindsoorname van die Herenigde Nasionale Party (HNP) in 1948 is die

liberale invloed in die Departement van Naturellesake egter geleidelik uitgeskakel. Sonder noemenswaardige politieke bedingingsmag het die liberale probeer om met die medewerking van goedgesinde swartmense 'n beter begrip tussen wit en swart te bewerkstellig. Nie alle liberaaldenkendes was egter uit die staanspoor oortuigde integrasioniste nie en gedifferensieerde ontwikkeling van swartes was wel 'n moontlike beleidsrigting wat vir die liberale gedurende die eerste helfte van die twintigerjare lewensvatbaarheid ingehou het. Onder diegene wat segregasie sonder onderdrukking as 'n redelike beleid beskou het, was Loram en Brookes. Teen die einde van die twintigerjare het die idee van parallelle ontwikkeling egter veld begin verloor, hoofsaaklik omdat die liberale Hertzog se beoogde afskaffing van die Kaaplandse swart stemreg heeltemal onaanvaarbaar gevind het en hulle sterker as tevore met swart verset teen die voorgenome maatreël geïdentifiseer het. Brookes het byvoorbeeld die mening gehuldig dat segregasie sou lei tot 'n hoogs gepolitiseerde swart proletariaat. Daarbenewens het die bevindinge van die sosiale historikus W. M. Macmillan dat die reservate in 'n hoogs kommerwekkende toestand verkeer skynbaar ook sommige segregasioniste oortuig dat segregasie nie werkbaar was nie.

## Die naturelleverteenwoordigers

Met uitsondering van die enkele liberale in die Verenigde Party, was naturelleverteenwoordigers die enigste verteenwoordigers van die liberale groep wat sitting in die parlement gehad het. Die Naturelle-Verteenwoordigings-Wet van 1936 het voorsiening gemaak vir vier gekose blanke Senatore wat swartes landwyd sou verteenwoordig, terwyl die stemgeregtigde swartes in Kaapland in drie kiesafdelings ingedeel is en een blanke Volksraadslid vir elke kiesafdeling sou kies. Afgesien van enkele uitsonderings was hierdie naturelleverteenwoordigers bekwame mense wat op onbaatsugtige wyse die belange van die swartes op die hart gedra het. Hul oogmerk was om segregasie op 'n konstitusionele wyse te probeer aftakel, terwyl hulle ook, soos senator Edgar Brookes dit gestel het, 'n 'opvoedingstaak' wat betref rasseverhoudinge onder parlementslede en blankes in die algemeen gehad het.[1] Die naturelleverteenwoordigers het hulself as 'n onderskeidende groep in die parlement sonder party-affiliasies beskou. Nogtans het hulle die Verenigde Party by verskeie geleenthede in die parlement ondersteun, nie omdat die Verenigde Party 'n liberale party was nie, maar omdat hy die enigste gematigde alternatief vir die Nasionaliste was.[2]

Onder die Volksraadslede wat swartes verteenwoordig het, het Margaret Ballinger die meeste bekendheid verwerf.[3] Afgesien van 'n enorme groot kiesafdeling wat sy behartig het, was sy 'n onvermoeide korrespondent en raadgewer aan swart leiers.[4] Sy het baie nou met Donald Molteno en Gordon Hemming saamgewerk. Alhoewel al drie individualistiese persoonlikhede gehad het, het hulle as 'n span in die parlement saamgewerk en hulle verskille meestal privaat bygelê.[5] Ballinger en haar kollegas het hulle veral beywer vir die groter persoonlike vryheid van swartmense en die verbetering van hulle sosiale en ekonomiese omstandighede. Hoewel hulle meestal nie die ondersteuning van parlementslede buiten dié van hul mede-naturelleverteenwoordigers gekry het nie, het hulle dikwels op indringende wyse knelpunte ten opsigte van rassebeleid en die leeftoestande van swartmense in die parlement te berde gebring. Molteno het byvoorbeeld in 1944 in 'n briljante betoog op die nadele van die paswette vir swartes gewys.[6]

Ballinger het dikwels die noodsaaklikheid van die hervorming van regeringsbeleid teenoor swartes beklemtoon. Die kern van haar betoog in die veertigerjare is saamgevat in 'n brief aan Smuts in Februarie 1947. Daarin bepleit sy vryer toegang vir swartes tot die arbeidsmark, asook die afskaffing van die paswette. Die swart verstedelikingsproses moes versnel in plaas van vertraag word. Ballinger was van mening dat die tekort aan plaaswerkers in werklikheid 'n probleem van gebrekkige opleiding was en dat beter opleiding doeltreffender diens tot gevolg sou hê. Ten opsigte van politieke regte aan swartes het sy gemeen dat die bestaande Naturelle Verteenwoordigende Raad tydelik 'n doel kon dien solank daar aan 'n nuwe bestel gewerk word. Die regering moes egter behoorlike oorleg met dié liggaam pleeg.[7]

Hoewel die naturelleverteenwoordigers kragtens die Naturelle-Verteenwoordigings-Wet gefunksioneer het, het hulle nie die stelsel van politieke verteenwoordiging van swartes goedgekeur nie. Ballinger en Molteno het gemeen dat die ou Kaapse stelsel ontoereikend geword het en dat strukturele hervorming nodig was. Hulle was nietemin betreklik konserwatief wat politieke regte aan swartes betref en het byvoorbeeld gekwalifiseerde stemreg voorgestaan.[8] In September 1947 het Douglas Buchanan en Ballinger die gedagte dat die Kaapse swart stemreg na die Noorde uitgebrei word, bespreek. Hoewel swart verteenwoordigende liggame eintlik aangedring het op die direkte verteenwoordiging van swartes deur swartes, het Ballinger gemeen dat so 'n radikale maatreël verkieslik deur 'n private mosie aangevoor moes word.[9] Senator C. H. Malcomess het ook by Smuts aanbeveel dat swartes direkte verteen-

woordiging in die parlement moes ontvang, maar dat dit vir die Smuts-regering te gevaarlik sou wees om so 'n drastiese maatreël voor die algemene verkiesing in werking te stel omdat die blanke mening nie daarvoor ryp was nie.[10]

Hierdie konserwatiewe standpunt van die naturelleverteenwoordigers[11] oor swart politieke regte het waarskynlik die meeste daartoe bygedra dat daar veral gedurende die veertigerjare 'n mate van verwydering tussen hulle en die Naturelle Verteenwoordigende Raad ingetree het. Mirjana Roth bestempel die naturelleverteenwoordigers se optrede teenoor die NVR as paternalisties.[12] Dit is sekerlik moontlik dat NVR-lede dit destyds so ervaar het. Wat egter nie uit die oog verloor moet word nie, is dat die naturelleverteenwoordigers die bykans bomenslike taak gehad het om blankes se houding jeens swartes te probeer verander. In die klimaat van die veertigerjare sou radikale standpunte oor swart stemreg totaal onrealisties en selfs teenproduktief wees.

Hoewel die naturelleverteenwoordigers waarskynlik Smuts se liberale simpatieë asook die invloed van liberalisme in Suid-Afrika grootliks oorskat het, het dit nie beteken dat hulle niks bereik het nie. Vanweë hulle invloed by Smuts en Hofmeyr het hulle soms wel daarin geslaag om geringe toegewings vir die swartes, veral wat ekonomiese posisie betref, te bewerkstellig.[13]

## Buite-parlementêre organisasies

Buite-parlementêre organisasies, waarvan sommige as drukgroepe bestempel kan word, het in die praktyk die belangrikste rol gespeel om liberale waardes uit te dra. Onder hierdie organisasies, waarvan sommige 'n geringe ledetal gehad het, tel die Society of Friends of Africa, wat hom hoofsaaklik toegespits het op die nywerheidsaspek van die rassevraagstuk, die Liberal Association, die Libertas League, die Council for Human Rights, en die Campaign for Right and Justice. Organisasies soos die National Council of Women het nie uitsluitlik op die terrein van die rassevraagstuk beweeg nie, maar het wel van tyd tot tyd besluite geneem en versoeke tot die regering gerig wat daarop gemik was om die lewensgehalte van swartmense te verhoog.

Die belangrikste buite-parlementêre organisasies wat die belange van swartes behartig het, was die Joint Councils of Europeans and Africans en die Suid-Afrikaanse Instituut vir Rasseverhoudings (SAIRV). In albei laasgenoemde liggame het naturelleverteenwoordigers gedien wat deskundige hulp van beide organisasies geniet het.[14] Die Joint Council-

organisasie het reeds in 1921 tot stand gekom met die oogmerk om rassebetrekkinge te verbeter. Dit was 'n vrywillige organisasie wat sy fondse hoofsaaklik uit ledegeld verkry het.[15] Persone wat betrokke was by die Joint Councils het 'n breë spektrum van die Suid-Afrikaanse samelewing verteenwoordig: kerkgroepe (insluitend die Nederduitse Gereformeerde Kerk), universiteitsdepartemente, die onderwys, die joernalistiek, die staatsdiens, munisipaliteite en die sakesektor. Hoewel die inisiatief vir die totstandkoming van die Councils dus van liberale uitgegaan het en liberale 'n toonaangewende rol in die organisasie gespeel het, het die Councils nie uitsluitlik uit liberale bestaan nie. Van die kant van die swartmense was samewerking grootliks beperk tot die konserwatiewe en gematigde middelklas. Twee dekades later, in die veertigerjare, het die Joint Councils steeds rassesamewerking nagestreef en probeer om onkunde omtrent swartmense by blankes uit die weg te ruim, 'n meer simpatieke houding te kweek en sosiale geregtigheid ten opsigte van swartes te bewerkstellig.[16] In sy getuienis voor die Fagankommissie in 1947 het die Johannesburgse Joint Council byvoorbeeld gewys op die volgende: die onvermoë van die Naturelle (Stadsgebiede) Wet om swart verstedeliking aan bande te lê; die ontwrigting wat die trekarbeidstelsel vir swartes se gesinslewe meegebring het; die noodsaaklikheid van die afskaffing van die paswette; verbeterde onderwysgeriewe en behuising vir swartes, asook swart deelname aan plaaslike regering. Die Pretoriase Joint Council het soortgelyke sake aangeroer.[17] In 'n memorandum aan die Johannesburgse Stadsraad het dieselfde Joint Council aanbeveel dat swartes in die Johannesburgse Stadsraad verteenwoordig moes word.[18]

Die Suid-Afrikaanse Instituut vir Rasseverhoudings (SAIRV) is in 1929 gestig met behulp van fondse van die Carnegie Corporation en die Phelps-Stokes Fund en het verdere fondse plaaslik gegenereer. Dit was veral die ywer van J. D. Rheinallt Jones, wat sewentien jaar lank voltyds in diens van die organisasie was en in April 1947 as direkteur uitgetree het, wat daartoe bygedra het dat die SAIRV 'n gerespekteerde liggaam geword het wat hom besig gehou het met indringende navorsing oor rasse-aangeleenthede. Sy totale ledetal was 2 549 in 1947[19] en het vooraanstaande Suid-Afrikaners ingesluit, waaronder veral akademici, politici en kerkleiers. Die ondersoeke van die SAIRV het sake soos die lewensomstandighede van swartmense, rassehoudings, lewenskoste, wetgewing-in- wording, asook bestaande wetgewing, uitbouing van rasseharmonie deur die bevordering van die werksaamhede van die Joint Councils, verbetering van ekonomiese en sosiale toestande van swartes,

'kleurlinge' en Indiërs en die verbetering van opleidingsgeleenthede vir laasgenoemde gemeenskappe omvat.[20] In 1942 het die SAIRV die taak op sy skouers geneem om 'n studiegroep in die lewe te roep wat die beginsels van die Atlantiese Handves en Smuts se definisie van 'trusteeskap' behoorlik sou bestudeer met die oog daarop om die openbare mening op te voed.[21]

Ondanks die volgehoue pogings van die Joint Councils en die SAIRV om 'n beter klimaat vir rassesamewerking te skep en die sosio-ekonomiese omstandighede van swartes te verbeter, het albei organisasies in die veertigerjare afnemende steun van swartes ondervind.[22] In Desember 1947 was daar 80 Joint Councils oor die land versprei, maar slegs 20 – hoofsaaklik dié in stedelike gebiede – was werklik aktief. Dit was veral swart ledetalle wat afgeneem het, waarskynlik omdat swartes gemeen het dat die Joint Councils nie daarin kon slaag om fundamentele beleidsveranderinge teweeg te bring nie.[23] Daar moet egter in gedagte gehou word dat die Joint Councils reeds in die twintigerjare geen steun van die radikale vleuel van die ANC en die ICU geniet het nie, wat beteken het dat die swart werkersklas inderdaad nie binne die invloedsfeer van die organisasie kon kom nie. Aan die ander kant het die Councils in die veertigerjare steeds die steun van 'n aantal prominente swart leiersfigure in die ANC – waaronder Xuma en Oliver Tambo – geniet, terwyl die SAIRV vanweë sy beleid om nie direk in die politiek in te meng by wyse van mosies of besluite nie, hom in die veertigerjare van die swart massas vervreem het. Xuma wou byvoorbeeld in 1942 nie lid van die SAIRV se Uitvoerende Komitee word nie, omdat hy in daardie stadium nie meer belang gestel het om bloot 'n hervormer te wees nie. Die feit dat Rheinallt Jones in die Senaatsverkiesing van 1942 deur die swart kiesers verwerp is ten gunste van H. M. Basner, wat die SAIRV openlik daarvan beskuldig het dat dit slegs die bestaande orde wou bestendig, dui verder daarop dat die swartes die *modus operandi* van die SAIRV verwerp het.[24] Hierdie houding van swart leiers teenoor die SAIRV is waarskynlik ook die rede waarom van die naturelleverteenwoordigers soos Ballinger, Buchanan en Molteno in 1943 probeer het om dié liggaam van sy neutrale navorsingsoogmerk te laat afsien ten gunste van 'n duidelike politieke standpunt, asook om nouer samewerking met die Society of Friends of Africa te probeer bewerkstellig. Alfred Hoernlé en Rheinallt Jones het egter hierdie 'radikale aanslag' afgeweer en die SAIRV het 'n navorsingsinstansie gebly.[25]

## Die wetenskaplike studie van die rassevraagstuk tot 1939

Die oorheersende fokus van die liberale in Suid-Afrika was die rassevraagstuk. Dit is dus begryplik dat hulle ook 'n besondere belangstelling sou hê in die akademiese bestudering van dié vraagstuk.

Gedurende die eerste dekade van die twintigste eeu, toe die proses van staatkundige eenwording van Suid-Afrika aan die gang was, het daar ook 'n ernstige teoretiese besinning oor rassebeleid plaasgevind. Blanke openbare mening ten gunste van segregasie was sterk, en onverantwoorde, dikwels rassistiese uitsprake is soms in die openbaar oor die proses van die ontwikkeling van swartmense gemaak. Daar was weliswaar politieke administrateurs soos sir Godfrey Lagden, Sekretaris van Naturellesake in Transvaal, wat gretig was dat 'n 'naturellebeleid' gematigd en humanitêr moes wees; derhalwe was wetenskaplike kennis oor die rassevraagstuk noodsaaklik om ekstremistiese uitsprake teen te werk. Met die aanmoediging van Lagden het Howard Pim sedert 1903 'n aantal wetenskaplike referate oor die 'naturellevraagstuk' gelewer.

Die algemene standpunt in die eerste twee dekades van die eeu – selfs van liberale denkers – was dat daar voor-die-hand-liggende rasseverskille tussen wit en swart bestaan het. Hierdie standpunte kon destyds moeilik geëvalueer word, omdat weinig antropologiese navorsing in Suid-Afrika tot in daardie stadium gedoen is om enige bevindinge te bevestig. 'n 'Naturellebeleid' vir die verenigde Suid-Afrika wat op hande was, het ook 'n akademiese besprekingspunt geword en 'n organisasie wat hom hiermee besig gehou het, was die Transvaal Native Affairs Society (TNAS), wat in 1908 gestig is. Binne hierdie organisasie is gematigde, oorwoë standpunte aangetref, soos dié van Pim, die eerste president van die vereniging. Maar daar was ook sienswyses wat 'n strak biologiese determinisme verteenwoordig. 'n Eksponent hiervan was F. W. Bell, wat Pim as president van die TNAS opgevolg het. Bell, wat beïnvloed is deur die Amerikaanse rasteoretikus Robert Bean, was van mening dat swartes 'n duidelike verstandelike agterstand by blankes gehad het. Bell se uitsprake en ander ekstremistiese standpunte in dié tyd was duidelik in ooreenstemming met die eugenetiek (die leer van rasverbetering) en die sogenaamde sosiale Darwinisme (die negentiende-eeuse leer dat die sosiale orde 'n produk is van natuurlike seleksie van daardie persone wat die beste geskik is vir die bestaande lewenstoestande).

Die belangstelling in die verkryging van wetenskaplike kennis oor rasse in Suid-Afrika het toegeneem. 'n Spesiale afdeling van die South

African Association for the Advancement of Science (SAAAS) het op sosiale en antropologiese aangeleenthede gekonsentreer en periodiek het artikels oor genetiese raseienskappe (wat selfs fisieke kenmerke soos verskille in grootte van skedels by verskillende rasse ingesluit het) in die SAAAS se blad verskyn. Die belangstelling in intelligensiemeting wat gedurende die Eerste Wêreldoorlog in Europa en die VSA geheers het, het ook na Suid-Afrika oorgewaai en toetse met groepe swartes (later ook armblankes) is uitgevoer. Die resultate hiervan het egter beperkte welslae opgelewer, veral omdat die Suid-Afrikaanse samelewing so heterogeen was. Dit het konstante, betroubare toetsresultate feitlik onmoontlik gemaak. Daar was nietemin voor en gedurende die twintigerjare vakkundiges wat bevind het dat blanke kinders beter in dié toetse as swart kinders presteer het. Enige afleidings hieruit dat beter prestasie aan genetiese faktore toegeskryf kon word, is nie net deur swart intelligentsia verwerp nie, maar is ook deur blanke teoretici bevraagteken.

Voor die aanbreek van die twintigerjare het die opvatting dat swartes, al sou hulle nie 'n genetiese agterstand by blankes gehad het nie, nietemin nie onmiddellik in die 'blanke' samelewing geassimileer kon word nie en dat gedifferensieerde onderwys wenslik was, wye steun geniet onder teoretici. Die bekende opvoedkundige en liberaal C. T. Loram se boek *The education of the South African native*, wat in 1917 verskyn het, was verteenwoordigend van hierdie opvatting. H. B. Fantham, professor in vergelykende anatomie aan die Universiteit van die Witwatersrand, het genetiese oorerflikheid by rasse nog sterker beklemtoon. Fantham se geesdrif om 'n 'eugenetiese bewussyn' by Suid-Afrikaners te bevorder (hy het 'n aantal komitees binne die SAAAS op die been gebring om die studie van eugenetika en genetika te stimuleer), het reaksie by akademici soos J. E. Duerden binne die SAAAS uitgelok. Duerden het gewaarsku teen 'n uiterste standpunt oor genetika en daarop gewys dat die rassevraagstuk in Suid-Afrika nie soseer om die verskille tussen wit en swart gewentel het nie, maar dat dit eerder 'n industriële en ekonomiese probleem was.

Hierna is die genetiese oorerflikheidsfaktor in die rassevraagstuk toenemend op die agtergrond geskuif. Veral Peter Nielsen se boek *The black man's place in South Africa* (1922) het 'n groot bydrae gelewer om die genetiese faktor in diskrediet te bring by vooraanstaande liberale wat by organisasies soos die Joint Councils betrokke was. Nielsen het rasseklassifikasie volgens fisieke kenmerke soos grootte van skedels, asook die idee dat daar by swartes so iets soos 'arrested development' bestaan het,

verwerp. Hy het ook die bestaan van 'n afsonderlike 'native mind' ontken.

Hoewel die toetsing van intelligensie van swart en wit groepe in die twintigerjare (ook deur liberale akademici) voortgegaan het, het die klem in die dertigerjare nog sterker weg van die toetsing van genetiese potensiaal verskuif. Die verslag van die Interdepartementele Komitee oor Naturelleonderwys van 1935 het byvoorbeeld geen melding gemaak van die 'opvoedbaarheid' van die swarte nie. Die bestaande sosiale posisie van wit en swart is as kriterium geneem en standpunte is nie meer op oorerflike faktore gegrond nie. In lyn met die benadering van die sosiale antropologie is die fokus van ras verskuif na 'n kulturele ontleding van die mense van Suid-Afrika. Ook in die sielkunde het 'n verskuiwing plaasgevind van intelligensiemeting as sodanig na 'n wyer studie van tussengroepverhoudinge. Veral I. D. MacCrone se werk, wat in die volgende afdeling volledig bespreek word, het sterk invloed uitgeoefen op liberale denke oor die rassevraagstuk.

Ook Afrikaner-akademici wat hulle met die studie van die rassevraagstuk besig gehou het, het in die dertigerjare oormatige klem op 'wetenskaplike' argumente oor die 'opvoedbaarheid' van swartes vermy. Derhalwe was daar reeds voor die uitbreek van die Tweede Wêreldoorlog 'n redelike mate van konsensus by Afrikanerintellektuele en liberale Engelssprekende intellektuele dat daar in die Suid-Afrikaanse debat oor onderwys klem op kultuur in plaas van ras geplaas moes word. Prof. J. Chr. Coetzee van die Potchefstroomse Universiteitskollege vir Christelike Hoër Onderwys het in 1943 in 'n resensie van prof. B. F. Nel se boek *Naturelleopvoeding en onderwys* geskryf: 'Ek hou staande dat nog niks bewys is omtrent die agterlikheid van die naturelle-verstand of die voorlikheid [sic] van die blanke-verstand nie.'[26]

Die vestiging van sosiale antropologie en/of 'Bantoestudies' as akademiese dissipline in Suid-Afrika aan die begin van die twintigerjare verteenwoordig 'n belangrike mylpaal in die studie van die rassevraagstuk. Aan die Universiteit van Kaapstad is 'n professoraat in sosiale antropologie in 1921 ingestel, en binne enkele jare het al die doserende universiteite in die land departemente in die lewe geroep wat kurusse in sosiale antropologie, 'Bantoestudies', 'Bantoekunde' of volkekunde (soos dit by Afrikaanse universiteite mettertyd bekend geword het) aangebied het. Sosiale antropologie is indertyd beskou as 'n belangrike bron van toegepaste kennis en invloedryke individue soos C. T. Loram, J. D. Rheinallt Jones en J. C. Smuts het 'n aandeel gehad in die instelling en bevor-

dering van die vak. Nie net is die belangrikheid van sosiale antropologie in die pogings om die 'naturellevraagstuk' op te los beklemtoon nie, maar daar is ook voortdurend pogings aangewend om dié dissipline in belang van die staat aan te wend. Sommige universiteite het byvoorbeeld diplomakursusse in 'Bantoekunde' (of 'Native studies' in die geval van Engelstalige universiteite) ingestel wat in die behoeftes van amptenare in die Departement van Naturellesake sou voorsien.[27] Navorsing in 'Bantoestudies' of 'native studies' is ook aangemoedig deur middel van studiebeurse, terwyl 'n Inter-University Committee for African Studies beoog het om sodanige navorsing te koördineer.[28]

Hoewel beleidmakers rassebeleid geformuleer het sonder inagneming van die bevindinge van die sosiale antropologie, en sosiale antropologie as dissipline dus volgens Saul Dubow slegs 'n beperkte invloed op staatsbeleid gehad het, het dié dissipline 'n belangrike bydrae gelewer tot die ontwikkeling van die ideologie van segregasie. Prominente liberale wat in die twintigerjare tot die beleid van segregasie geneë was – en veral dié wat by die Joint Councils betrokke was – is sterk beïnvloed deur die denke van die sosiale antropologie. So was Rheinallt Jones byvoorbeeld deeltydse lektor in 'Bantoestudies' aan die Universiteit van die Witwatersrand en ook redakteur van *Bantu Studies*. R. F. A. Hoernlé was 'n tyd lank hoof van die Bantoestudiesdepartement aan die Universiteit van die Witwatersrand, terwyl Edgar Brookes as professor in publieke administrasie aan die Transvaalse Universiteitskollege kursusse in 'Naturelleadministrasie' aangebied het vir beamptes in die Departement van Naturellesake. Vir hierdie liberale het die studie van sosiale antropologie insig gebied in 'n studie van swartmense wat deur industrialisasie in 'n nuwe milieu geplaas is en wat moontlik sou baat by 'n gedifferensieerde ontwikkeling naas die blanke.

Dubow wys verder daarop dat antropologiese denke ook in 'n ander opsig vir sowel liberale as segregasioniste nuttig was. Deurdat die antropologie die begrip kultuur – in teenstelling met ras – gebruik, het daar nou 'n middeweg oopgegaan tussen die utopiese klassieke liberalisme, wat aan die onbeperkte ontwikkeling van alle mense glo, en die rassistiese rasse-ideologie in Suid-Afrika (hoofsaaklik deur die bewoners van die voormalige Boererepublieke gehuldig) wat glo dat swartes slegs beperkte vordering op die evolusieskaal kon maak. Die begrip kultuur of kulturele aanpassing was die sleutel tot hierdie middeweg. Vir segregasioniste was kulturele aanpassing 'n middeweg tussen die uitgediende Kaapse liberale tradisie van assimilasie en onderdrukking. Prakties gesproke het dit daarop neergekom dat swartmense biologies gesproke nie minder-

waardig was teenoor blankes nie, maar dat hulle nog nie so 'n peil van ontwikkeling bereik het dat hulle in alle opsigte gelyk was aan die blanke nie. Die oplossing vir dié probleem was kulturele aanpassing, wat neergekom het op 'n beleid van gedifferensieerde ontwikkeling. Hierdie gedagte is in 1929 ook deur W. W. M. Eiselen, professor in etnografie aan die Universiteit van Stellenbosch, later professor in volkekunde aan die Universiteit van Pretoria, en ná 1948 Sekretaris van Naturellesake, uitgespreek. Swartmense moes volgens Eiselen nie in swart Europeërs ontwikkel nie, maar moes hul eie ideale nastreef en hul eie kultuur behou.[29]

## Invloedryke liberale teoretici in die dertiger- en veertigerjare

Soos reeds vermeld, het die klem by teoretiese denke oor die rassevraagstuk gedurende die dertigerjare verskuif van 'n ontleding van rasseverskille na 'n ontleding van kulturele waardes by rassegroepe in Suid-Afrika. Intergroepverhoudinge het sterk onder die soeklig gekom, en sowel R. F. A. Hoernlé as I. D. MacCrone het belangrike werk in dié verband gelewer. Hoernlé, hoof van die Departement Filosofie aan die Universiteit van die Witwatersrand tot 1943 en president van die Suid-Afrikaanse Instituut vir Rasseverhoudings van 1934 tot 1943, was een van die invloedrykste liberale denkers van sy tyd. Hy was nie net 'n akademikus nie, maar 'n praktiese denker wat jare lank belang gestel het in die Suid-Afrikaanse rassevraagstuk. Hoernlé was die eerste Suid-Afrikaner wat die plurale en multi-etniese sosiale modelle van Westerse denke – in teenstelling met die negentiende-eeuse assimilasiemodelle – in Suid-Afrika gesistematiseer het. Teen die middel van die dertigerjare het Hoernlé reeds opgemerk dat die kulturele basis vir assimilasie van die Amerikaanse swartes aansienlik verskil het van Suid-Afrikaanse swartes.[30] Sy idees oor die rassevraagstuk in Suid-Afrika is hoofsaaklik verwoord in die Phelps-Stokes-lesings wat hy in 1939 aan die Universiteit van Kaapstad gelewer het,[31] terwyl van sy ander geskrifte onder die titel *Race and reason* gebundel is.[32]

Hoernlé het van die standpunt uitgegaan dat die blanke minderheid die swart meerderheid oorheers het op politieke sowel as sosiaal-ekonomiese gebied. Suid-Afrika was nie 'n demokrasie nie maar 'n rasse-oligargie. Blanke oorheersing het egter nie beteken dat blankes swartes noodwendig swak behandel het nie, en 'n onderskeid moes derhalwe getref word tussen 'n formele stelsel of beleid en private verhoudinge tussen individue. Die prys wat die blanke kastesamelewing (soos Hoern-

lé dit gestel het) vir hierdie oorheersing moes betaal, was vrees vir die voortbestaan van sy superioriteit en vrees vir die toekoms. Hierdie vrees was nie versoenbaar met die liberale gees nie.[33]

Die begrip voogdyskap ('trusteeship'), wat 'n praktiese instrument vir die liberale denkwyse is, het nie by die meeste Suid-Afrikaanse blankes inslag gevind nie, omdat dit nie uit Suid-Afrikaanse bodem stam nie, maar van Europa afkomstig is. Volgens Hoernlé het die beleid van voogdyskap wel vrugte opgelewer vir Suid-Afrikaanse swartmense, al was dit ook beperk. Die Hertzog-wetgewing van 1936 (wat na sy mening die stempel van voogdyskap gedra het) het op politieke terrein 'n aantal voordele gebied, byvoorbeeld seggenskap (vir swartes) in plaaslike bestuur landwyd, die feit dat blankes nie grond in swart gebiede kon koop nie, en dat die reservate vergroot is. Op opvoedkundige terrein is swart onderwys veral deur sendingskole bevorder, terwyl die Kamer van Mynwese geld vir swart opvoeding bewillig het. Verskeie blanke munisipaliteite het ook heelwat gedoen om swart behuising te verbeter. In die gees van voogdyskap was daar ook pogings veral deur die Joint Councils om toenadering tot swartes te bevorder.[34]

Die liberale gees ('liberal spirit') waarna Hoernlé dikwels verwys, het in die moderne wêreld aansienlik daartoe bygedra om van die wêreld 'n vryer plek te maak deur byvoorbeeld algemene stemreg te bepleit en oorheersing van minderheidsgroepe teen te staan. Die liberale gees het agting vir sosiale groepe en kulture wat anders as syne is, maar is bereid om met ander te deel. Liberalisme het egter in baie gevalle misluk. Dit kon byvoorbeeld nie 'n doeltreffende wêreldorde tot stand bring nie. In Suid-Afrika het liberalisme duidelik nie veld gewen nie, veral nie na 1910 nie. Die Kaapse liberalisme, wat stemreg sonder inagneming van velkleur bepleit het, moes die knie buig voor die noordelike standpunte, wat swart stemreg uitgesluit het. Die segregasioniste het geseëvier en toenemende diskriminerende wetgewing sedert Uniewording is op ras, en nie op kultuur nie, gebaseer. Weersin in liberalisme was nie net kenmerkend van blanke Afrikaanssprekendes nie maar ook van die meerderheid Engelssprekendes. Daar was ook net 'n graadverskil tussen die regerende Verenigde Party en die Nasionale Party wanneer die rassevraagstuk ter sprake gekom het, en mense soos genl. Smuts, wat as 'n liberale denker bekend staan, was nie bereid om sy liberale beskouinge in 'n veelrassige Suid-Afrika toe te pas nie.[35]

Vir Hoernlé het daar 'n aantal grondwaarhede oor die rasseprobleem bestaan. Eerstens was rassevermenging ondenkbaar, omdat die

blankes baie sterk daarteen gekant was. Tweedens is rassegevoelens nie deur ekonomiese status beïnvloed nie, dit wil sê in Suid-Afrika het rasse-antagonisme oor ekonomiese grense heen gesny. Die behoeftige blanke het nie in die behoeftige swartman 'n bondgenoot gesien nie, maar laasgenoemde het vir hom 'n lid van 'n vreemde en minderwaardige ras gebly. 'n Ryk Indiër se finansiële status het nie outomaties aan hom toegang tot 'n ryk blanke se huis verleen nie. Derdens het Hoernlé nie geglo dat die swartman inherent 'n verstandelike agterstand by die blanke gehad het nie, maar dat gebrekkige geleenthede vir sy agterstand verantwoordelik was. Vierdens het die proses van akkulturasie van die swartman teen 'n verbasende tempo plaasgevind. In dié proses het kulturele verskille tussen wit en swart vervaag maar rasseverskille het bly voortbestaan. Vyfdens het hy gemeen dat blankes nog vir baie lank die swartes kon oorheers, maar dat die swartes mettertyd meer verenigd sou word in hul verset teen blanke oorheersing.[36]

Watter rol kon die liberale dan vervul in Suid-Afrika? Vir Hoernlé was daar sowel korttermyn- as langtermyndoelwitte wat die liberale moes nastreef. Op die kort termyn moes hulle druk uitoefen dat die beginsel van voogdyskap in 'n liberale gees toegepas word. Hulle moes binne die bestaande stelsel as demokrate funksioneer, die liberale gees in die stelsel inspuit en stappe van die regering om byvoorbeeld swart onderwys en gesondheid te bevorder, ondersteun. As langtermyndoelwit moes die liberale help soek na 'n regeringstelsel wat oorheersing sou uitskakel. Drie moontlikhede het bestaan in Suid-Afrika: parallelisme, totale assimilasie, en totale skeiding. Hy het parallelisme (die bestaande stelsel) verwerp omdat dit in die skaduwee van blanke oorheersing gestaan het. Ook totale assimilasie, as die resultaat van akkulturasie (die beleidsrigting wat die negentiende-eeuse liberalisme in die vooruitsig gestel het) was vir hom onaanvaarbaar omdat dit vir die blanke groep nooit aanvaarbaar sou wees nie. Die derde moontlikheid, totale skeiding, wat sou meebring dat die land in wit en swart gebiede verdeel word, was versoenbaar met die ideale van die liberalisme. Swartes sou dan vry wees van blanke oorheersing, en blankes vry van vrees vir die swartes se getalsoorwig. Hoernlé het egter 'n duidelike onderskeid getref tussen segregasie – wat vir hom sinoniem was met die kastestruktuur in 'n veelrassige Suid-Afrika waar die wit groep oorheers het – en totale skeiding. Hierdie beleid het egter net so onuitvoerbaar gelyk as die ander twee alternatiewe, veral omdat blankes en swartes ekonomies ineengestrengel was: die blanke ekonomie was van swart arbeid afhanklik maar terselfdertyd het dit aan swartes 'n looninkomste gebied. Bowendien het

die wil by die blankes ontbreek om totale skeiding met al sy konsekwensies deur te voer.[37]

Hoernlé se prognose oor die toekoms van rassebetrekkinge in Suid-Afrika was nie optimisties nie. Die blankes was volgens hom onwillig om hul bevoorregte posisie in gevaar te stel. Daar was nie die wil en die visie in die kastesamelewing om die situasie te verander nie. Dat veranderinge wel sou plaasvind, het hy nie betwyfel nie, en dié profetiese woorde daaraan toegevoeg: 'The changes which will come will be forced upon us by world-forces and world-events over which humanity has little conscious control.'[38]

In 'n tyd toe die ideologie van eie etniese ontwikkeling van swart gemeenskappe al hoe sterker deur Afrikanerdenkers verkondig is, het Hoernlé 'n doelbewuste liberale strategie bepleit. Sy geesgenote het hom egter weinig steun gebied en was nie bereid om die liberale koers, wat nie vir radikale politieke hervorming voorsiening gemaak het nie, drasties te wysig nie.[39]

Nog 'n liberale denker en akademikus wat in sy tyd invloed uitgeoefen het, was die psigoloog prof. I. D. MacCrone. MacCrone het hom in die dertiger- en veertigerjare, in lyn met die hoofstroom van denke oor rasseaangeleenthede in die psigologie, verdiep in die studie van rassehoudings by Suid-Afrikaners. Hy het blanke Suid-Afrikaners se rassehoudings vertolk teen die agtergrond van die Wes-Europese oorheersing van die wêreldtoneel sedert die ontdekkingstogte wat in die sestiende eeu begin het. Die gemak waarmee die Europese lande hierdie doel bereik het, het by hulle 'n nasionale bewussyn asook 'n gevoel van meerderwaardigheid jeens die nie-Europese volke opgewek. 'n Verskeidenheid kulturele kontakte en botsings tussen Europeërs en nie-Europeërs het nuwe dogmas oor rassemeerderwaardigheid en -eksklusiwiteit, wat nie in die Middeleeue bestaan het nie, tot gevolg gehad. Hierin het godsdiens ook 'n rol gespeel. Vanweë die groter eksklusiwiteit van die Protestantse geloof (in teenstelling met die Rooms-Katolieke geloof), het die uitbreiding van die Protestantse godsdiens 'n patroon van onverdraagsaamheid teenoor ander rasse en kulture gevestig. In Suid-Afrikaanse verband het dit beteken dat die blanke setlaars die sienswyses en houdinge van sowel die Europeërs as die Protestante gedeel het. Die probleem van rassehoudings in Suid-Afrika was dus 'n plaaslike variant van 'n wêreldwye verskynsel. Maar in Suid-Afrika, waar rasseverskille so beduidend was, was rassehoudings besonder rigied. Dit is verder versterk deur latere gebeurtenisse soos die Groot Trek.[40]

MacCrone het van die standpunt uitgegaan dat die blankes in Suid-Afrika, hoewel hulle numeries 'n minderheid vorm, in die proses van oorheersing 'n meerderheid gevorm het. Hy het sy teoretiese raamwerk ten opsigte van oorheerser–oorheersdes gegrond op H. H. Anderson se model, waarvolgens oorheersing 'n reaksie is op 'n sosiale situasie waar daar botsende belange bestaan; die groep wat oorheers nie bereid is om sy mag prys te gee nie en ook die staatsapparaat tot sy beskikking het; die patroon van oorheersende gedrag kontrasteer met dié van integrerende gedrag, dit wil sê wanneer persone bereid is om toegewings teenoor persone van 'n ander groep te maak en gemeenskaplike doelstellings tussen die twee groepe probeer vind; en die reaksie op oorheersing gewoonlik óf weerstand óf onderwerping is.[41]

MacCrone het verder van die veronderstelling uitgegaan dat daar nie so iets soos 'n aangebore individuele rassehouding bestaan nie; dat die indiwidu se biologiese groeplidmaatskap irrelevant is en dat hy sy houding as lid van sy 'psigologiese groep' ervaar. Dit is moontlik dat indiwidue wat lid is van dieselfde biologiese groep aan verskillende psigologiese groepe kan behoort, net soos indiwidue wat lid is van verskillende biologiese groepe tot dieselfde psigologiese groep kan behoort. As daar na 'n 'rassegroep' op dieselfde wyse as na 'n nasionale, klasse- of godsdienstige groep verwys word, is die belangrike kriterium dat lede van so 'n 'rassegroep' 'n gemeenskaplike kultuur het.

Hierdie situasie het in Suid-Afrika gegeld en dus rassehoudings en -verhoudinge geraak. Die implikasies daarvan was dat die bewustheid van verskille tussen blankes en swartes – verskille wat in elk geval bestaan as gevolg van kulturele groepsverskille – verhoog is deur fisiek of biologies bepaalde verskille, waarvan velkleur die mees uitstaande was. Mense identifiseer meer geredelik met diegene wat soos hulle is (geestelik of fisiek), en dit geld ook vir velkleur. Waar fisieke verskille saamval met sosiale of kulturele verskille, verkry dit meestal 'n enorme psigologiese betekenis omdat hierdie verskille maklik die kriteria van groeplidmaatskap, groepinsluiting of -uitsluiting word. In Suid-Afrika sou dit impliseer dat 'n swartmens vanweë sy of haar velkleur nie tot die blanke groep toegelaat sou word nie, al het hy of sy die kultuur van die blanke gemeenskap verwerf. Velkleur word in hierdie geval deur 'n eenvoudige proses van kulturele en persoonlike sosiale kondisionering geassosieer met 'n aantal psigologiese kenmerke, meestal negatief – kenmerke wat volgens blankes biologies of ingebore is. Hierdie aanname is verkeerd, aangesien dit gegrond is op 'n verwarring tussen die biolo-

giese begrip van 'n rassegroep en die sosiaal-psigologiese begrip van 'n kultuurgroep.[42]

Hoewel die indiwidu in 'n samelewingsgroep nie noodwendig altyd buitestanders as vyande beskou nie, is dit volgens MacCrone 'n psigologiese feit dat 'n lid van die sogenaamde uit-groep hom 'n potensiële voorwerp van groepsvooroordeel maak, terwyl 'n lid van die sogenaamde in-groep nooit deur die groep in die dieselfde lig beskou word nie. Insgelyks behandel die indiwidu lede van sy eie groep as indiwidue soos hy self, maar lede van die uit-groep as buitestanders. Hierdie skerp onderskeid tussen in- en uit-groepe berei die weg voor vir konflik tussen groepe met onvermydelike vooroordeel aan die kant van die in-groep teen lede van die uit-groep. In so 'n konfliksituasie word die bewustheid van groeplidmaatskap verhoog en groepverskille beklemtoon. Lede van die uit-groep word nie as indiwiduele persoonlikhede gesien nie maar as verteenwoordigers van 'n vyandige groep wat al die ongewenste kenmerke van daardie groep besit. In Suid-Afrika het die onderskeid tussen die in- en die uit-groep in die mees onverdraagsame vorm voorgekom as rasseonderskeid tussen die oorheersende wit groep en oorheersde swart groep.

MacCrone het Hoernlé se bevinding onderskryf dat rassegevoel en nie klasgevoel nie deurslaggewend was in groepsverhoudinge in Suid-Afrika. Dit is die indiwidu se rasselidmaatskap eerder as sy lidmaatskap van 'n klas binne sy groep wat sy houding en gedrag bepaal. Dit kan toegeskryf word aan die feit dat sy vroeë persoonlikheid deur sy raslidmaatskap bepaal is en hy derhalwe meer ras- as klasbewus is. Lidmaatskap van die blanke ras het dit vir die blanke moontlik gemaak om te deel in die voorregte van die regerende klas. Hy wou ook hierdie voorregte behou en is derhalwe deur die staat beskerm teen die bedreiging van die kant van die swartes. Die patroon van oorheerser–oorheersde moes dus behou word; vandaar die blanke se vrees vir 'n swart getalsoorwig en sy vrees vir swart oorheersing.

MacCrone het die oorheersde swart groep se reaksie teen oorheersing beskryf as taamlik gewelddadig – 'n gedragswyse wat op sigself 'n vorm van oorheersende gedrag is. Hierdie weerstand veroorsaak dié soort konfliksituasie waarin groepvooroordele as 'n funksie van die in- en uit-groepkonflik floreer. Die swartmense se rassehoudinge is reeds in 'n vroeë stadium gevorm en hul teenstand teen die blanke oorheersers is verder versterk deur hul persoonlike ondervinding in 'n veelrassige samelewing, veral hul interaksie met minder gesofistikeerde en minder

ontwikkelde blankes, wat bedreig gevoel het deur die blote bestaan van 'n klas van opgevoede swartmense.[43]

## Die invloed van die liberale op die Suid-Afrikaanse samelewing van die veertigerjare

'n Ontleding van die invloed van die liberale en die liggame wat deur hulle in die lewe geroep is, toon dat hulle betreklik min vermag het, ten spyte van hul verhewe doelstellings en versiendheid. Hulle het nie daarin geslaag om Suid-Afrika van 'n segregasiepad weg te hou nie; hulle het ook nie daarin geslaag om die lewenslot van swartes noemenswaardig te verbeter nie – hulle kon hoogstens in sommige gevalle help om verligting te bring. In die dertiger- en veertigerjare het die liberale slegs 'n indirekte invloed op die blanke politiek – die enigste magsinstrument om betekenisvolle verandering in rasseverhoudinge aan te bring – uitgeoefen. Liberale amptenare in die staatsdiens, waaronder veral D. L. Smit, het deurentyd daarna gestreef om rasseverhoudinge en die omstandighede van swartes te verbeter. Soos reeds gemeld, was die liberale stempel ook duidelik op die Fagan-verslag merkbaar. Maar dit was waar die liberale invloed opgehou het. Hulle het geen kans gestaan om in noemenswaardige getalle direkte toegang tot die partypolitiek te verkry nie, omdat die blanke kiesers hulle nie daar wou gehad het nie.

Meer drastiese uitsprake oor die liberale verdoem hulle as paternaliste, 'n magtelose groep sonder 'n politieke basis; erger nog, dat hulle werktuie van die kapitalisme was wat met die segregasiestelsel saamgewerk het en dus deel van die 'stelsel' was om swartmense te onderdruk. Hulle wou swart radikalisme verhoed ten einde blanke voorregte te beskerm.[44]

Gesien teen die agtergrond waarteen die liberale opgetree het, is die beskuldiging dat hulle meegewerk het aan die bestaande segregasiestelsel, ongeregverdig. Slegs die mees radikale swart politieke aktiviste het in die veertigerjare die gebruik van regeringsinstellings verwerp. Boikotpolitiek, gepaard met ander radikale metodes, sou onder geen omstandighede die blanke regerings van die dertiger- en veertigerjare van hul koers gedwing het nie. Die liberale het derhalwe die enigste beskikbare middele gebruik om hervorming te probeer bewerkstellig. Radikale metodes sou na alle waarskynlikheid op bloedvergieting uitgeloop het – en die verloorders sou die swartmense wees. 'n Mens sou verwag dat, indien die liberale medepligtiges van die stelsel was, liberale liggame finansieel afhanklik sou wees van die implementeerder van die 'stelsel',

naamlik die regering. Hoewel die Joint Councils fondse van die regering ontvang het, was dit bepaald nie hul enigste bron van finansiële hulp nie; hulle het ook hulp van talle oorsese instansies ontvang.

In werklikheid was die liberale in die veertigerjare slagoffers van hul eie ideologie. Vir die oorgrote meerderheid blankes was hulle meelopers van die kommuniste, 'kafferboeties' met onpraktiese gelykstellingsidees wat die blanke beskawing sou vernietig. Vir die hoofstroom van swart politieke denke, wat toenemend radikaal geneig het ná 1945, het hulle ewe onaanvaarbaar geword omdat hulle te gematigd was. In die naoorlogse Suid-Afrika het die liberale in 'n situasie beland waarin hulle nie kon wen nie.

# 4

# Die rassevraagstuk en die 'middelpartye': die Verenigde Party en die Arbeidersparty

## Inleiding

Die regerende Verenigde Party was soos sy voorganger, die Suid-Afrikaanse Party, geen liberale party nie, ondanks die maatreëls van die Smuts-regering om die maatskaplike en ekonomiese toestand van die swartmense te verbeter. Die minder dogmatiese en meer buigsame beeld wat die party in vergelyking met die Nasionale Party vertoon het, het nie beteken dat hy werklik liberaal ten opsigte van rasseverhoudinge was nie. In dié opsig was Alfred Hoernlé se waarneming volkome korrek. Die ledetal van die liberale binne die Verenigde Party en veral binne die parlement was buitendien ook gering.[1] Hierdie liberale het egter ná die aanvaarding van die Hertzog-wette in 1936 besef hoe gering hulle bedingingsmag inderdaad was. Omdat 'n liberale party nie gerealiseer het nie, was die Verenigde Party die enigste moontlike politieke tuiste vir hulle. Daar was sekere beginsels van die Verenigde Party waarmee die liberale hulle vereenselwig het, byvoorbeeld die minimum inmenging van die regering in die regte van die individu, die beginsel van regsoewereiniteit, die onaantasbaarheid van die grondwet en 'n onafhanklike regbank – almal beginsels wat in ooreenstemming was met die Westerse liberale tradisie.[2]

## Die amptelike VP-rassebeleid

Hoewel die Smuts-regering ten gunste was van die ekonomiese en maatskaplike opheffing van die swartes, 'kleurlinge' en Indiërs, het die VP se program van beginsels en beleidsuiteensettings duidelik genoeg getoon dat die party baie versigtig was om drastiese stappe te doen wat politieke regte betref. Die VP was duidelik begaan oor sy blanke magsbasis. In die party se program van beginsels, wat in November 1946 uitgereik is, is uitgespel dat 'n oplossing vir die 'naturellevraagstuk' (die term wat in die beginselprogram gebruik word) langs die weg van erkenning van die 'hoofsaaklikheid van die Europese beskawing' verkry moes word, ofskoon die swartman se reg tot ontwikkeling hom nie ontneem sou word nie. Verder word ook vermeld dat die afsonderlike verteenwoordiging van swart en wit die grondslag sou vorm van 'n politieke oplossing van die rassevraagstuk. Eg paternalisties is die swartman beskou as 'n wese wat steeds onder die blanke se Christelike voogdyskap behoort te staan.[3]

'n Beleidstuk van die party getiteld 'South Africa and the governance of natives and coloured races', wat in 1947 verskyn het, het 'n breë oorsig oor die bevolkingsamestelling en die rassevraagstuk in die algemeen gebied. Daar is gewys op die uiteenlopendheid van die swart gemeenskappe ten opsigte van taal, kultuur en gebruike, en ook op die diversiteit wat ontwikkeling betref – veral by die verstedelikte en plattelandse swartmense. In die lig van Suid-Afrika se bevolkingsamestelling en die swartman se gebrek aan ervaring van demokratiese regering was politieke gelykstelling nie moontlik nie en sou dit waarskynlik ook nie binne die volgende vyftig tot honderd jaar moontlik wees nie. Nietemin was die regering besig om die swartman geleidelik ryp te maak vir die demokratiese regeringstelsel by wyse van instellings soos die Naturelle Verteenwoordigende Raad. Die beleidstuk se siening is ook dat dit makliker was om die swartes op die ekonomiese terrein op te lei, sodat hulle uiteindelik gelykheid met die blanke kon bereik. Besondere klem is gelê op die opheffing van die swart bevolking op die gebied van landbou, onderwys, gesondheidsdienste, pensioene en behuising.

Hoewel die rassevraagstuk grotendeels om die swartes gewentel het, het die beleidstuk hom ook oor die Indiërs en 'kleurlinge' uitgespreek. 'n Uitvoerige verduideliking van die omstandighede wat gelei het tot die aanvaarding van die Wet op Grondbesit van Asiate en Verteenwoordiging van Indiërs in 1946 is gegee, met die klem op die regering se sienswyse dat sosiale konvensie en nie politieke oorwegings nie die rege-

ring genoop het om op te tree teen welgestelde Indiërhandelaars wat veral gedurende die oorlogsjare eiendom in blanke woongebiede begin opkoop het. Die wet het egter aan die Indiërgemeenskap die geleentheid gebied om vir die eerste keer regstreekse verteenwoordiging in die Natalse Provinsiale Raad te verkry. Die beleidstuk kon nie nalaat om Indiërs se andersins 'bevoorregte' posisie in Suid-Afrika te skets nie – byvoorbeeld dat die gemiddelde inkomste per Indiërgesin in Suid-Afrika heelwat hoër as dié in Indië was. Wat politieke regte betref, het die dokument Smuts se standpunt onderskryf: geen volledige politieke regte kon aan die Indiërs gegee word tensy dit ook aan die swartes gegee word nie. Die 'kleurlinge' se posisie, aldus die dokument, was ietwat gunstiger, aangesien hulle politieke regte in Kaapland gehad het – die streek waar die oorgrote meerderheid woonagtig was. 'Kleurlinge' het wel op die arbeidsterrein onder beperkinge gebuk gegaan omdat sosiale gebruike en vakbonde geneig was om goedkoper 'kleurlingarbeid' uit te sluit ten einde blanke werkers te beskerm. Dit sou egter nie 'n blywende probleem wees nie, aangesien die kleurskeidslyn op die arbeidsterrein waarskynlik uiteindelik heeltemal sou verdwyn.[4]

Hoewel daar dus standpunte en breë riglyne omtrent 'n rassebeleid uitgestippel is, was dit nog geen bloudruk vir 'n toekomstige beleid nie.[5] Smuts en sy kollegas sou bowendien ook nie voor die verskyning van die Fagan-verslag duideliker aan die kieserspubliek kon meedeel in watter rigting die Verenigde Party beweeg wat die rassevraagstuk betref nie. Uiteindelik het die party ook nie werklik dié verslag doeltreffend aangewend in die 1948-verkiesing nie.

'n Aantal historici het foutiewelik die indruk geskep dat die Verenigde Party wel sterk op die Fagan-verslag geleun het tydens die verkiesingsveldtog voor die algemene verkiesing van 1948.[6] In werklikheid het die regering tot enkele dae voor die verkiesing geen poging aangewend om sy standpunt oor die verslag duidelik te maak nie. Eers toe het Smuts in vae terme verklaar dat die regering in breë trekke die Fagan-aanbevelings sou aanvaar.[7] Phyllis Lewsen se siening is dat die verslag nie 'n invloed op die verkiesing gehad het nie omdat dit nie betyds in propagandavorm verwerk kon word nie.[8] Hierdie siening bevat 'n element van waarheid, maar selfs al kon die Verenigde Party die verslag betyds verwerk om in die verkiesingstryd te gebruik, is dit te betwyfel of dit enige voordeel vir die party ingehou het. Trouens, dit is selfs moontlik dat dit die regerende party sou benadeel, omdat sy opponente dit as 'n verdere voorbeeld van die regering se integrasionistiese beleidsrigting kon voorhou. Juis daarom kon Smuts en ander senior partyleiers moontlik doelbe-

wus die Fagan-verslag buite die verkiesing probeer hou het, veral in die lig van die Nasionaliste se kleurpropaganda in die verkiesingsveldtog.[9]

Die Verenigde Party het dus nie werklik 'n duidelik onderskeibare rassebeleid gehad wat in die 1948-verkiesing as teenvoeter vir die Nasionale Party se apartheidsbeleid kon dien nie. Toe dit vir die Verenigde Party duidelik begin word dat die Nasionaliste die rassevraagstuk as groot verkiesingswapen sou gebruik, het die partyleiding op pragmatiese wyse aan sprekers op politieke vergaderings opdrag gegee om die partybeleid soos volg aan die kiesers te stel: die Verenigde Party staan vir die behoud van die blanke Westerse beskawing in Suid-Afrika en derhalwe was dit noodsaaklik dat die witman in beheer van die landsregering bly; tweedens aanvaar die party die beginsel dat daar fundamentele verskille tussen blank en 'nie-blank' bestaan en dat assimilasie of gelykstelling rampspoedig vir die land sou wees. Daar rus wel 'n verpligting op die blanke om die 'agterlike rasse' te ontwikkel. In die uitvoering van beleid sou blankes steeds 'nie-blankes' in die parlement verteenwoordig, residensiële segregasie sou in die stedelike gebiede toegepas word, hoewel meer grond aan die 'nie-blanke' in die landelike gebiede bekikbaar gestel sou word. Op ekonomiese terrein sou die 'nie-blanke' so doeltreffend moontlik as 'n geskoolde werker opgelei word.[10] Oor die kwessie van die tekort aan swart plaasarbeid het die party, veral in die lig van die voortdurende agitasie van die boerderysektor, 'n verbasend lae profiel gehandhaaf. Dit was moontlik 'n taktiese flater wat die party waarskynlik stemme in die algemene verkiesing van 1948 sou kos.

## Smuts, die pragmatis

Soos in die geval van sy party, het Smuts 'n pragmatiese standpunt oor die rassevraagstuk ingeneem. In wese het hy evolusionisties oor die probleem gedink, hoewel dit soms geskyn het asof hy die erns daarvan onderskat en aan die verhouding tussen die blanke taalgroepe 'n heelwat hoër prioriteit verleen het. By geleentheid het hy verklaar dat die oplossing van die 'naturellevraagstuk' eintlik in die toekoms lê.[11]

Teen 1913 het Smuts parallelle ontwikkeling as 'n moontlike oplossing vir die rassevraagstuk gesien, hoewel hy sewe jaar later erken het dat ekonomiese integrasie die omvang van die probleem aansienlik vergroot het. In 1936 was hy egter, tot ergernis van die liberale groep in die Verenigde Party, nie bereid om die risiko te loop dat die swart stemreg die verhouding tussen Afrikaans- en Engelssprekendes versteur nie.[12] Gedurende die veertigerjare, toe hy die intensiteit van die rassekonflik

eerstehands ervaar het, het Smuts besef dat segregasie en die beginsel van blanke voogdyskap nie 'n resep vir alle tye sou wees nie en dat die verstedelikte swartmense 'n heel nuwe dimensie aan die rassevraagstuk toegevoeg het.[13]

Aan die begin van 1948 het hy gewaarsku dat Suid-Afrika nie geïsoleerd kon staan van die heersende wêreldwye belangstelling in menseregte nie.[14] Die oplossing vir die land se rassevraagstuk het ook nie vir hom in gelykstelling gelê nie.[15] Smuts het die beginsel van blanke voogdyskap oor die swartes en ook dié van afsonderlike ontwikkeling (hoewel nie statutêr bepaal nie) gesteun en, soos D. F. Malan en ander Nasionaliste, geglo dat dit in belang van die land was dat die blanke beskawing gehandhaaf moes word.[16]

Wat Smuts natuurlik deurgaans in aanmerking geneem het, was dat sy politieke lewe van blanke kiesers afgehang het; daarom kon hy nie in 1948 die idee van uitbreiding van parlementêre verteenwoordiging aan swartes deel van sy verkiesingsprogram maak nie. Om dieselfde rede het hy in die 1943-verkiesing die rassevraagstuk op die agtergrond probeer hou en op die oorlog gekonsentreer.[17] Bernard Friedman se mening dat Smuts nie bereid was om vinniger as die openbare mening te beweeg nie, is inderdaad korrek.[18] Met die gety van kleur wat toenemend gestyg het, het hy hom uiteindelik – volgens sy eie waarneming – voor 'n tweeledige probleem bevind. Eerstens wou die swart en Indiërleiers status en regte hê en nie net sosiale vooruitgang of verbeteringe nie.[19] Tweedens het 'n klimaat van uiterstes in die veertigerjare posgevat: uiterste swart eise en uiterste blanke reaksie. Vir geleidelike ontwikkeling in die eg Fabian-tradisie was daar nie meer plek nie, hoewel juis dít volgens Smuts in die heersende omstandighede die gewenste verloop van sake sou wees. Moontlik was sy grootste dilemma dat 'by appearing pro-native I may run the risk to lose the general election next year, and thus hand the natives over to the other extreme'.[20] Hierdie dilemma het sy liberale kritici nie altyd besef nie.

## Hofmeyr se dilemma

Aansienlik groter as Smuts se dilemma was dié van Hofmeyr. Hofmeyr sou hom nooit heeltemal tuis voel in die Verenigde Party nie, omdat te veel partygenote en kollegas nie sy sienswyse oor die rassevraagstuk gedeel het nie. Moontlik het Hofmeyr se beginsels ten opsigte van politieke regte aan swartes, 'kleurlinge' en Indiërs en veral sy verset in 1936 en 1939 teen wetgewing wat swartes en Indiërs geraak het, grotendeels

bygedra tot sy beeld by veral die blanke Afrikaner. Sy standpunt oor die politieke, sosiale en ekonomiese ontwikkeling van die swartmense het bepaald nie onmiddellike gelykstelling geïmpliseer nie. Hofmeyr het sowel rassegelykheid as blanke oppergesag verwerp en die spontane en eiesoortige ontwikkeling van swartes in eie gebiede voorgestaan, terwyl diegene in stedelike gebiede die geleentheid gebied moes word om ekonomies te ontwikkel. Hy het in 'n middeweg geglo – nie assimilasie nie en ook nie onderdrukking nie, maar wel Christelike voogdyskap aanvaar wat nie baasskap moes beteken nie. Liberalisme was vir Hofmeyr 'n filosofie eerder as 'n beleid. In die Suid-Afrikaanse konteks het dit die erkenning van die mens se waarde beteken en 'n geloof dat alle bevolkingsgroepe 'n bydrae kon maak en dus die geleentheid moes hê om dit te doen. Liberalisme het volgens hom nie noodwendig gelykheid beteken nie, maar wel die voorsiening van redelike geleenthede.[21] Gedagtes hieroor het Hofmeyr dikwels gelug in *The Forum* wat in 1938 as mondstuk vir liberaaldenkendes tot stand gekom het.[22]

Hofmeyr het nie 'n eksklusiewe liberale groep om hom vergader nie; ook het hy nie die naturelleverteenwoordigers in die parlement gesteun met hulle amendemente en resolusies nie. En toe hy in November 1946 met die konflik tussen die regering en die NVR as regeringswoordvoerder opgetree het, het hy homself die gramskap van swart leiers soos Z. K. Matthews op die hals gehaal, omdat hy op daardie tydstip niks daadwerkliks aan die swartmense se posisie probeer doen het nie. Nogtans het liberaalgesindes na Hofmeyr opgesien. Dit was daarom ook begryplik dat hy teen 1938 genader is om 'n liberale party te stig – 'n versoek wat hy van die hand gewys het omdat hy gemeen het dat die tyd nie ryp was vir so 'n party nie. Hy het verkies dat 'n breë liberale organisasie gestig moes word en dat lede daarvan liberale idees in hul onderskeie politieke partye sou bevorder.[23] Maar dit was juis hierdie besluit wat tot sy groot dilemma sou bydra. Kon hy lid van die Verenigde Party bly, selfs die party lei, maar steeds getrou aan sy beginsels bly? Soos die party op daardie tydstip saamgestel was, het dit net nie vinnig genoeg beweeg en ver genoeg gegaan om die knellende rassevraagstukke van die land op te los nie.[24] Aan die ander kant was hy ook nie bereid om openlik 'n nuwe koers in te slaan wat teenstrydig met dié van Smuts sou wees nie, want teenoor laasgenoemde was hy (anders as in die geval van Hertzog) onvoorwaardelik lojaal. Vandaar sy 'lack of passionate commitment' – soos Bernard Friedman dit stel – teenoor die liberale saak.[25]

Hoewel Hofmeyr aansien geniet het omdat hy bekwaam en beginselvas was, was hy 'n risiko vir die Verenigde Party by die stembus,

omdat sy rassestandpunte net nie by gewone kiesers aanklank gevind het nie. Op die platteland is hy reeds in die dertigerjare gewantrou en hierdie wantroue het voortgeduur tot die 1948-verkiesing.[26] Hofmeyr se eie sporadiese waarnemings teen 1947/48 dat daar groter begrip by sy partygenote en die plattelandse kiesers vir sy standpunte aan die ontwikkel was,[27] was ooroptimisties. In die parlement en op politieke verhoë het hy die hoofteiken van die Nasionaliste se aanvalle geword.[28] Veral sy uitspraak in Maart 1946 tydens die debat oor die Wet op Grondbesit van Asiate en Verteenwoordiging van Indiërs dat hy ten gunste van die verwydering van die kleurslagboom uit die grondwet was, het hom die wrewel van J. G. Strijdom en Eric Louw op die hals gehaal.[29] Ná die Verenigde Party-neerlaag in die parlementêre tussenverkiesing in Hottentots-Holland in Januarie 1947, het die *Sunday Times* onomwonde die skuld op Hofmeyr gepak omdat hy in 'n toespraak, wat veronderstel was om die kandidatuur van sir De Villiers Graaff te bevorder, te kenne gegee het dat die uitbreiding van munisipale stemreg aan Indiërs in Transvaal onafwendbaar geword het en dat swartes na sy mening uiteindelik deur swartes en Indiërs deur Indiërs in die parlement verteenwoordig sou word.[30]

## Verdere standpunte binne die VP

Die res van die Smuts-kabinet in die veertigerjare sou nie as liberaal bestempel kon word nie, ondanks die feit dat verskeie kabinetslede simpatiek teenoor die swartes gestaan het en ten gunste van hulle opheffing was. Deneys Reitz het hom byvoorbeeld in 1942 teen die toepassing van die paswette uitgespreek, terwyl F. C. Sturrock aan die naturelleverteenwoordigers in die parlement hulp verleen het waar hy kon.[31] Soos reeds aangetoon, was Piet van der Byl, wat Deneys Reitz in Januarie 1943 as Minister van Naturellesake opgevolg het, geen liberaal nie, hoewel hy ten gunste van matige hervorming was. Richard Stuttaford was in 1937 gekant teen voorgenome wetgewing wat gemengde huwelike wou verbied, maar origens was hy konserwatief.[32] J. W. Mushet het op eg pragmatiese wyse in Oktober 1947 in 'n private brief aan Smuts voorgestel dat swartmense in die reservate beter opgelei word as deel van die 'oplossing' van die rassevraagstuk sodat die Verenigde Party met die oog op die algemene verkiesing van 1948 'n teenvoeter kon hê vir die Nasionaliste.[33]

In die meeste gevalle was die Unie se sewende ministerie dus mense wat Smuts se sentimente gedeel het (ook wat die rassevraagstuk betref) en bykans onvoorwaardelik lojaal aan hom was.

Hoe ver verwyderd sommige Verenigde Partylede van Hofmeyr se rassefilosofie gestaan het, blyk uit die bedanking uit die party van twee Volksraadslede, J. B. Wolmarans (LV vir Losberg) en E. P. Pieterse (LV vir Pretoria-Noord-Sentraal) minder as 'n jaar voor die algemene verkiesing van 1948. Onder die redes wat albei aangevoer het vir hul besluit, was dat die party se rassebeleid (wat in elk geval nie die stempel van Hofmeyr gedra het nie) nie meer vir hulle aanvaarbaar was nie. Hulle het gevolglik by die Nasionale Party aangesluit.[34] Wolmarans het inderdaad aan die wense van sy partygenote in sy kiesafdeling voldoen, want tydens die provinsiale partykongres van die Verenigde Party in 1945 het dié kiesafdeling 'n beskrywingspunt ingedien dat die naturelleverteenwoordigers in die parlement afgeskaf moes word.[35] In die volgende jaar het Wolmarans sonder sukses probeer om 'n soortgelyke private mosie by die Volksraad in te dien.[36]

Maar Wolmarans en Pieterse was nie die enigste konserwatiewe VP-Volksraadslede nie. Sarel Tighy (LV vir Johannesburg-Wes) het in 1944 probeer om swartmense uit Newclare, Sophiatown en Martindale te laat sit.[37] Harold Abrahamson (LV vir Drakensberg) het in Maart 1947 die regering skerp gekritiseer oor sy onvermoë om die toestroming van swartes na blanke gebiede, veral in Natal, te beheer.[38] In die verkiesingsveldtog voor die algemene verkiesing van 1948 het die VP-kandidaat in Smithfield, kapt. John O'Higgs, te kenne gegee dat hy nie Hofmeyr se standpunt oor politieke regte aan swartes ondersteun nie.[39] Minder as 'n maand voor die algemene verkiesing het 'n organiserende sekretaris van die VP in die Ermelo-kiesafdeling, C. J. Bothma, vanweë die party se rassebeleid uit die VP bedank en by die HNP aangesluit.[40] En ná die 1948-verkiesing, toe die hoofkomitee van die Transvaalse Verenigde Party nabetragting oor die uitslag gehou het, het verskeie van die aanwesiges, waaronder David Jackson, Ben van Graan, Frans Theron, Arthur Barlow en George Sutter die uitlatinge van Hofmeyr oor die kleurskeidslyn direk verantwoordelik gehou vir die party se neerlaag. Volgens J. G. N. Strauss was daar drie faksies: die Hofmeyr-liberale, die anti-Hofmeyr-groep, en 'n groot middelgroep, wat Hofmeyr-bewonderaars ingesluit het, 'who thought him too heavy to carry and too dangerous to drop'. Selfs hierdie groep het gemeen dat Hofmeyr 'n minder prominente plek in die party behoort te beklee.[41]

'n Verdere aanduiding van die konserwatiewe rassebeskouings binne die party is die beskrywingspunte wat deur Verenigde Party-takke ingedien is by provinsiale of sirkelkongresse. Veral op die platteland (waar die grootste swaai ten gunste van die Nasionale Party in die alge-

mene verkiesing van 1948 plaasgevind het), het Verenigde Partylede se rassebeskouing en meer bepaald die beskouing oor die behandeling van swartmense nie juis van dié van die Nasionaliste verskil nie. By verskeie kongresse sedert 1944 is onder meer versoek dat die paswette strenger toegepas moes word – 'n beskrywingspunt wat soms saamgehang het met klagtes oor 'n tekort aan swart plaaswerkers. Beskrywingspunte hieroor het onder meer gekom van die partytakke Rooikrans, Roossenekal, Roedtan, Welgevonden, die afdelingsbestuur van Lydenburg en sewe takke in die kiesafdeling Bethal.[42] Verder is gevra dat swart arbeid beter gereguleer moes word, met die implikasie dat die boerderysektor sy regmatige aandeel verkry (Standerton, Riebeek, Indwe-tak, Kwambonambi-tak).[43] Een tak (Groot Marico) het selfs die Minister van Naturellesake in 1947 versoek om die huurgeld wat swartmense op trustgronde moes betaal, te verhoog.[44] Hierop het die Departement van Naturellesake waarskynlik korrek afgelei dat die versoek daarop gemik was om dit vir swartes onekonomies te maak om op trustgrond te bly en hulle sodoende te verplig om te gaan werk. Die Departement het twyfel uitgespreek of daar wesenlike veranderinge aan die huurgeld aangebring sou word en ook verduidelik dat dit regeringsbeleid was om die swartes op die grond te hou ten einde aan 'n gesonde landbougemeenskap te bou.[45]

Nog 'n gewilde beskrywingspunt was 'n versoek dat groot getalle swartmense ('swart kolle' soos dit dikwels genoem is) in bepaalde blanke streke verminder of heeltemal verwyder moes word (Besters-tak, Saamwerk-tak in Rustenburg-kiesafdeling, Biesjesvlei-tak in Lichtenburg-kiesafdeling en Queenstown).[46] Aangeleenthede wat soms ook ter sprake gekom het, was die ontmoediging van die volgende: swart plakkery (Ermelo-tak),[47] swart vakbonde (Sabie-tak),[48] die stigting van lokasies op plase (Krokodilrivier-Noord-tak),[49] rondlopery deur swartes en die strenger beheer van swartes in stedelike gebiede (Vrouetak Greenside in Afdeling Parktown, vrouetakke Turffontein en Forest Hill in Afdeling Turffontein, vrouetak Robinson Deep in Afdeling Langlaagte).[50] Teen Julie 1947 het die Verenigde Party se Vroueraad van die Skiereiland en Westelike Provinsie in 'n memorandum oor segregasie opgemerk dat daar 'n toenemende neiging onder Verenigde Party-ondersteuners was om die Nasionaliste se segregasieplan te steun en dat sommige selfs beoog het om vir die Nasionale Party te stem omdat hulle segregasie wou hê.[51]

Meer 'liberale' en opheffende standpunte oor die rassevraagstuk (hoewel ver in die minderheid) het gewoonlik van stedelike VP-kiesafdelings gekom, waar meer gegoede mense (wat waarskynlik in voeling met

liberale organisasies soos die Suid-Afrikaanse Instituut vir Rasseverhoudings verkeer het) gewoon het. Dikwels het die beskrywingspunte van vrouetakke gekom. Die volgende sake is onder meer geopper: versoeke dat die paswette hersien moes word en dat kleiner boetes vir geringe oortredings opgelê moes word (Pinetown/Kloof/Hillcrest-vrouetak);[52] dat swartes oor die algemeen beter behandel behoort te word en nie vir nietige oortredings gearresteer moes word nie (Vroue- en manstak, Florida);[53] dat swartes beter opgelei moes word (Vrouetak, Kensington);[54] en dat voorkeur in lokasies aan swart ambagsmanne bo blankes gegee moes word (Vrouetak, Parktown).[55]

## Die rassevraagstuk en die Engelstalige koerante

Die standpunte van die regerende Verenigde Party as 'n sentrale, gematigde, of selfs 'n konserwatiewe politieke party is verder versterk deur die oorwig van Engelstalige koerante in die land. In die veertigerjare was al die Engelstalige dagblaaie (wat 'n totale daaglikse sirkulasie van ongeveer 340 000 gehad het)[56] asook die belangrikste weekblaaie ondersteuners van die Smuts-regering. Hulle standpunte het die rassefilosofie van die Verenigde Party in die belangrikste opsigte weerspieël. Gedurende die oorlogsjare het hierdie koerante hoofsaaklik die oorlog en die uitwerking daarvan op die blanke Suid-Afrikaanse politieke en maatskaplike lewe in hulle hoofartikels bespreek. Daar is weinig aandag aan die rassevraagstuk of aan verwikkelinge in die swart, 'kleurling'-, of Indiërpolitiek gegee.[57]

Die mees gelese Engelstalige koerant, die *Sunday Times* (met 'n sirkulasie van ongeveer 140 000), se rasse-opvattinge was in die veertigerjare bepaald nie liberaal nie.[58] In Maart 1945 het die blad Smuts se uitspraak dat blanke oppergesag in Suid-Afrika noodsaaklik was heelhartig ondersteun. In Suid-Afrika, het die blad geskryf, was die enigste moontlike beleid teenoor swartmense dié van 'gradual adaptation'. Plek vir onderdrukking of assimilasie was daar nie.[59] Verder het die *Sunday Times* aangevoer dat die afskaffing van die kleurskeidslyn tot ekonomiese en sosiale chaos sou lei, hoewel hy 'n verslapping in die toepassing daarvan as wenslik beskou het.[60] Nog 'n stelling van die koerant was dat die Naturelle-Verteenwoordigings-Wet van 1936 goed werk omdat die swartes meer regte daardeur verkry het as wat hulle voorheen gehad het en dat die NVR 'n liggaam was wat sy stem laat hoor het ten opsigte van sake rakende die swartmense.[61] Die koerant het hom ook in 1947, in die lig van swart verstedeliking met gepaardgaande oorbevolking van stede-

like swart woonbuurte en 'n hoë misdaadsyfer, ten gunste van instromingsbeheer uitgespreek.[62]

Hierdie standpunte is meestal ook deur die ander groot Engelstalige dagblaaie gedeel. Die politieke ontwikkeling van die swartman moes 'n geleidelike proses wees, terwyl blanke voogdyskap, selfs blanke oppergesag, noodsaaklik was vir die welsyn van almal in die land.[63] Smuts se middeweg-beleid is as die mees aanvaarbare voorgehou.[64] Swart instroming na stedelike gebiede is as onwenslik beskou, veral in die lig van die behuisingstekort, hoewel toegegee is dat die dieperliggende oorsake hiervoor aandag behoort te ontvang.[65] Radikalisme is met afkeer bejeën; die swart mynwerkerstaking van 1946 is byvoorbeeld as onsinnig beskou en die blaam daarvoor is op die skouers van 'agitators' geplaas.[66] Eweneens is Xuma se eise ná Smuts se voorstelle ten opsigte van die NVR as ekstremisties bestempel.[67] Daar was wel begrip vir die swartes se politieke magteloosheid, die frustrasies wat die NVR ondervind het en sommige van die sosiale en ekonomiese beperkinge wat deur wetgewing op swartes geplaas is.[68] Hoewel dit dikwels gestel is dat die Unie se rassebeleid, gebaseer op Hertzog se 1936-wetgewing, verouderd was en aangepas moes word en dat die ontwikkeling van die reservate noodsaaklik was,[69] is die Smuts-regering selde of ooit direk geblameer vir sy traagheid gedurende die oorlogsjare om aandag aan die rassevraagstuk te skenk. Die Nasionaliste is weliswaar periodiek skerp gekritiseer oor dié party se rassebeleid en die onwerkbaarheid van die apartheidsbeleid (veral op ekonomiese terrein) is beklemtoon.[70]

## Die Arbeidersparty

Onder die blanke politieke partye wat in die parlement verteenwoordig was, het die Arbeidersparty, Smuts se koalisievennoot tot 1945, teoreties gesproke in die veertigerjare die mees liberale beginsels teenoor swartes, 'kleurlinge' en Indiërs in sy beleidsprogram gehad. In die praktyk het die dualisme egter bestaan dat die meerderheid van die partylede in werklikheid slegs die belange van die blanke werker op die hart gedra het.[71] Die Arbeidersparty kon dus ook nie as 'n liberale party as sodanig bestempel word nie.

Tradisioneel het die party hom openlik vir die belange van die blanke werker beywer, maar aan die begin van die oorlogsjare het 'n merkbare verandering ingetree. Dit kan veral daaraan toegeskryf word dat daar 'n aantal linksgesinde sosialiste sedert die middel-dertigerjare by die party aangesluit het. Onder hulle het Ben Weinbren, Richard Feldman en

Alec Wanless getel.[72] Na 1940 het die liberale groep binne die party groter invloed verkry in die Nasionale Uitvoerende Raad (NUR). Hierdie groep het Tom Osborn, Colin Legum, Ben Weinbren, Jessie McPherson, Margaret McKenzie en Charles Clingman ingesluit.[73] In 1941 het die party 'n nuwe beleid ten opsigte van swartes geformuleer wat regverdige behandeling, 'n beter lewensbestaan, beter lone, onderwys en behuising, en die afskaffing van diskriminerende wetgewing bepleit het. Maar dit was veral die erkenning van swart vakbonde waarvoor die NUR in die veertigerjare geveg het.[74]

In die stryd om erkenning van swart vakbonde het die Minister van Arbeid in die Smuts-kabinet, Walter Madeley, 'n prominente rol gespeel. Sy pogings is egter telkens gefnuik deur konserwatiewe regeringslede en blanke vakbonde. Kragtens oorlogstydse regeringsmaatreëls is stakings deur swartes verbied en arbitrasie verpligtend gemaak. Tog het Smuts in 1943 laat blyk dat die erkenning van swart vakbonde nie ver in die toekoms gelê het nie. Toe Madeley egter in Oktober van daardie jaar 'n konferensie belê wat deur verskeie organisasies bygewoon is, moes hy ondervind dat die Suid-Afrikaanse Handels- en Arbeidsraad (SA Trades and Labour Council) geensins entoesiasties oor die idee was nie, omdat so 'n stap volgens dié liggaam die wrewel van die blanke werkers sou opwek. Selfs die parlementêre koukus van die Arbeidersparty was nie bereid om sterk druk uit te oefen vir die erkenning van swart vakbonde nie, wat natuurlik in stryd was met die opvatting van die NUR. Die uiteinde was dat daar tot en met Madeley se bedanking uit die kabinet in Oktober 1945 geen vordering met die saak gemaak is nie. Die enigste mate van bevrediging wat die Arbeiders kon smaak, was dat die regering in Mei 1947 'n wetsontwerp ter tafel gelê het wat voorsiening gemaak het vir verpligte arbitrasie ten opsigte van swart arbeidsdispute.[75] Madeley was andersins beslis nie liberaal nie. Hy het dan ook in 1946 die Wetsontwerp op Grondbesit van Asiate en Verteenwoordiging van Indiërs teengestaan omdat hy gekant was teen die toekenning van politieke regte aan Indiërs.[76] Hierdie aangeleentheid het trouens die Arbeidersparty verdeel en die geloofwaardigheid van sy rassebeleid ernstig aangetas. Die dilemma waarin die party hom bevind het, was om tegelyk as kampvegter vir die belange van swartmense én vir dié van die blanke werker te poseer. In 1946 is die Arbeiders dan ook van alle kante gekritiseer omdat hulle op twee stoele probeer sit het en is die party selfs daarvan beskuldig dat sy rassebeleid nie opreg bedoel was nie.[77]

Dat die meer liberale element in die party – met mense soos Hepple, Legum en Jessie McPherson aan die spits – uiteindelik oor net soveel

oorredingsvermoë as die konserwatiewe groep – waaronder Henderson, Van den Berg en Cilliers – beskik het, blyk uit die bevestiging van die party se liberale rassebeginsels in November 1946. Die kern daarvan was die verbetering van die lewensomstandighede van swartmense op die terrein van arbeid, opvoeding, gesondheid en behuising, asook stappe om politieke regte uit te brei. Desondanks was die party ten gunste daarvan dat die kleurskeidslyn behou moes word, met 'n verduideliking dat diegene wat dit wou afskaf nie die swartmense wou help nie, maar eerder goedkoop swart arbeid wou verseker. Die Arbeiders het ook sosiale en residensiële skeiding ondersteun. Oor die kwessie van politieke regte aan swartes was daar sterk meningsverskil binne die party en die saak kon uiteindelik slegs by wyse van 'n kompromis beslis word. Politieke regte aan swartmense in reservate sou op 'n federale basis geskied, met stemreg wat op opvoedkundige kwalifikasies gegrond sou wees, terwyl swartes in blanke gebiede politieke seggenskap in plaaslike regerings sou verkry. Geen spesifieke beleid is ten opsigte van 'kleurlinge' geformuleer nie, maar Asiërs sou indirekte parlementêre verteenwoordiging deur blankes geniet.[78]

Hoewel die sosialiste in die Arbeidersparty baie meer liberaal was as die wit werkers wat hulle verteenwoordig het, het hulle goed besef dat laasgenoemde se stem by die stembus onontbeerlik was. Daarsonder sou enige poging van die party om sosialistiese maatreëls, wat na hul mening die lot van sowel die minderbevoorregte blankes as dié van swartes, 'kleurlinge' en Indiërs in die land sou verbeter, futiel wees. Nogtans is die party deur ander linksgesindes gekritiseer omdat hy nie van sy rassevooroordeel ontslae kon raak nie.[79]

Die Arbeidersparty het sy erns met die oplossing van die rassevraagstuk kort na sy 1946-konferensie probeer bewys deur 'n uitnodiging aan al die politieke partye te rig om 'n nasionale konferensie oor die aangeleentheid te hou. Die gedagte was om die vraagstuk buite die partypolitiek te hou en die Arbeiders het hul eie beleidsverklaring van 1946 as basis vir verdere bespreking aangebied.[80] Met hierdie voorstel het die Arbeiders egter ook 'n bymotief gehad. S. J. Smith, wat die idee geopper het by die NUR-vergadering, het sy kollegas verseker dat die Nasionaliste die voorstel sou verwerp, terwyl die Verenigde Party – wat geen beleid gehad het nie – in 'n hoek gedryf sou wees; derhalwe sou die Arbeiders politieke voordeel daaruit haal.[81] Dat van hierdie nasionale konferensie niks gekom het nie, was geen verrassing nie.

Voor die algemene verkiesing van 1948 het die Arbeiders nietemin daarop aanspraak gemaak dat dié party die enigste van al die partye in die Volksraad was met 'n volledige plan vir die regverdige en eerlike behandeling van al die bevolkingsgroepe. Die 'plan' het egter steeds voorsiening gemaak vir maatskaplike skeiding, wat woonbuurtskeiding ingesluit het. Origens het dit die stempel gedra van die meer liberale beskouings in die party sedert 1945: ontwikkeling van die swart gebiede, 'sodat die naturelle nie geforseer sal word om na die dorpe toe te stroom om 'n lewe te maak nie'; die daarstelling van sogenaamde satellietdorpe vir swartes wat permanent in 'blanke' gebiede gevestig was; en ook die verhoging van swart lone, 'sodat hulle nie gebruik sal word om die blanke lone te ondergraaf nie'.[82]

Die uurglas was egter reeds aan die uitloop vir die Arbeidersparty. Teen 1948 was dié party nie meer 'n faktor van besondere belang in die blanke politiek nie. Dit is lamgelê deur interne verdeeldheid, finansiële probleme en 'n stroom bedankings uit die party gedurende 1946/47. Vir die partyleiding moes dit teen hierdie tyd duidelik geword het dat die Afrikanerwerker toenemend sy heil by die Nasionale Party gesoek het.[83]

Dit was teen die einde van die veertigerjare dus duidelik dat die 'middelpartye' nie in staat was om rassebeleid drasties te hervorm nie. Die Verenigde Party was die regerende party wat by magte was om segregasie af te takel of belangrike aanpassings te maak. Ondanks die feit dat daar binne die amptenary van die Smuts-regering 'n geneentheid tot hervorming bestaan het, was die partyleiding, met enkele uitsonderings, pragmatiese politici wat nie vinniger sou beweeg as die openbare mening nie. Daarby het hulle ook aan blanke oppergesag geglo vir die onmiddellike, indien nie die afsienbare toekoms nie. Die VP het blanke belange behartig en sy magsbasis het bestaan uit groepe Suid-Afrikaners wat geensins van plan was om van hul bevoorregte posisie afstand te doen nie. Ook die Arbeidersparty het ter wille van politieke oorlewing in die blankbeheerde politiek geen keuse gehad as om 'n pragmatiese rassebeleid te handhaaf nie. Hoewel daar by dié party 'n betekenisvolle ideologiese koersaanpassing in die middel-veertigerjare was met die invloed wat liberaalgesindes op die partyleiding kon uitoefen, was die beweegruimte vir dié groep gering. Die party se magsbasis, die blanke werker, sou geensins toelaat dat sy posisie in die arbeidsmark deur swartes bedreig word nie.